# Hoor die blye eng'lelied

365



Hoor die bly - e eng'le - lied   aan die Koningseun ge-bied:



"Vrede op   aarde - God die eer  -  Hy daal tot die sondaar neer."



Al-mal wat Hom liefhet, sing   om Hom lof en dank te bring!



Al-mal, juig met hart en stem: God word mens in Betle-hem.



Hoor die bly-e   eng'le -lied     aan die Ko-ningseun ge- bied.

2

Christus, ewig God en Heer,
Christus daar omhoog vereer,
in die volheid van die tyd
word Hy mens, in need'righeid.
Sondelose Lam van God
kom aanvaar die mens se lot -
Hy, met mense saamgetel,
ware God - Immanuel!
Ook die aarde bring Hom eer -
Christus, ewig God en Heer!

3

Jesus, ware Vredevors,
kom vir Hom 'n volk verlos.
Wêreldwyd, in elke land
kom bevryding deur sy hand.
In ons nood het Hy gedaal,
vir ons lewe duur betaal.
Vrygemaak, deur Hom gevind,
is ek ook nou koningskind!
Almal deur sy koms verlos,
dank en loof die Vredevors!